# PSALM 138


U loof ek met my hart wat sing


en hul - de bring u Naam ter e - re.


Laat al die go - de dit maar hoor:


Ek buig my voor u tem-pel, He - re.

1(b)

Ek sal u trou en lief - de noem,

u Naam bly roem, so hoog ver - he - we.

U doen u Naam en woord ge - stand,

U sterk my hand dwarsdeur my le - we.

**2.**

**Die *konings* sal U almal prys,**
**U *eer be*wys uit *alle* oorde.**
**As *hull*e van u dade hoor,**
**sing *hul daar*oor en *loof u* woorde.**
**Ver*hewe Heer, U* gee tog om**
**vir dié wat *kom na U in* ootmoed.**
**Maar *hulle kan U* nie ontgaan**
**wat selfvol*daan bly leef in* hoogmoed.**

**3.**

**Die *dag toe* ek in nood verkeer,**
**toe *red U,* Heer, my *van die* vyand.**
**Uit *liefde* reik U my u hand,**
**u *regter*hand in *troue* bystand.**
**U *liefde, Heer, is* onbeperk;**
**wat U be*werk, laat U nie* daar nie.**
**Hou *dan die werke* van u hand,**
**o Heer, in *stand, laat dit nie* vaar nie.**